282

# Terwyl ons bid vir elke volk

Ter - wyl ons bid vir el - ke volk
deur U op aard' ge - plant,
hóór ons, o Heer, wan - neer ons bid
vir hier - die dier - baar land.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.

Ons ouers het in hierdie grond

gewerk waar ons nou woon;

wil soos voorheen u guns en trou

aan hierdie land betoon!

3.

Wil elke vyand van ons weer,

gee vrede in ons land

dat voorspoed onder ons mag heers

as gawe van u hand

4.

Behou dan almal wat hier woon

in liefde tot mekaar,

en laat geregtigheid dié band

van eenheid steeds bewaar.

5.

Gee, Here, vryheid in ons land

om U te loof en prys;

die ware vryheid van u Woord

aan elke mens te wys.

6.
O Heer van nasies, aan u sorg

wil ons ons toevertrou;

ons wil die toekoms op u Woord

en u beloftes bou.






Lied :